# Table of Contents

# Chapter 1

# Kwartaal 1

## 1.1 Luister en lees[1]

### 1.1.1 AFRIKAANS HUISTAAL

### 1.1.2 Graad 5

### 1.1.3 VAN MELKHOUTBOOM TOT SMS

### 1.1.4 Module 1

### 1.1.5 LUISTER EN LEES

AKTIWITEIT 1

OM NA ‘N INFORMATIEWE TEKS TE LUISTER [LU 1.1]

OM LUIDLEES DUIDELIK EN TEEN GEPASTE SPOED TE DOEN [LU 3.1.2]

a) Luister aandagtig na jou opvoeder as hy/sy die volgende gedeelte aan jou voorlees. Daarna kan jy en ‘n maat dit aan mekaar voorlees voordat julle die vrae probeer beantwoord.

‘n Melkhoutboom as poskantoor

Julle sal in graad 6 in die leerarea Geskiedenis leer dat die Portugese in die vyftiende eeu die voortou geneem het in pogings om die onbekende oseane te verken en nuwe lande te ontdek. Later, in 1488, was Bartolomeus Dias die eerste bevelvoerder wat met sy klein skepies om die suidpunt van Afrika geseil het nadat hulle baie weke op see was en deur sterk winde geteister is. Hy wou by die huidige Gouritsriviermond aan wal gaan, maar weens die groot branders kon hy nie en moes hy sy matrose opdrag gee om verder te seil.

Nie veel verder nie het hulle anker gegooi in ‘n beskutte baai wat hy “Aguada de São Bras” (Waterdrinkplek van Sint Blaize) gedoop het, omdat hulle ‘n varswaterfontein daar gevind het. Vir etlike jare daarna het Portugese skepe op pad na die Verre Ooste daar aangedoen om vars water en vleis in te skeep.

In 1500 het kapt. Pedro de Ataide op pad terug van die Ooste na Portugal in die baai anker gegooi. Onder ‘n groot melkhoutboom het hy in ‘n matroos se skoen ‘n boodskap gelaat oor die ramp wat sy vloot op see getref het. Drie maande later, in 1501, het die bevelvoerder van die Derde Oos-Indiese Vloot die brief gevind en gesorg dat dit veilig in Portugal afgelewer word. So het die eerste “poskantoor” in Suid-Afrika ontstaan.

Dié baai is later deur die Hollanders herdoop na Mosselbaai, soos die dorp aan ons suidkus vandag nog bekend is. As julle Mosselbaai besoek, sal julle dieselfde ou melkhoutboom nog daar vind – reusagtig groot. Dit is tot nasionale monument verklaar en staan bekend as Die Posboom. Daar is ook ‘n posbus in die vorm

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m26283/1.1/>.

van ‘n groot skoen waarin briewe en poskaarte gepos kan word. Sulke posstukke kry ‘n spesiale stempel wat die ontvanger daaraan herinner dat Suid-Afrika se eerste poskantoor eintlik ‘n boom was!

b) Beantwoord nou die volgende vrae. Onthou om altyd netjies te skryf, te probeer seker maak dat jy die woorde reg spel en dat jou Afrikaans keurig is.

(i) Om die voortou te neem beteken om _ _ ?
(ii) Om watter rede(s) sou Dias by Gouritsrivier aan wal wou gaan?
(iii) Skryf in jou eie woorde wat ‘n “beskutte” baai is.
(iv) Hulle het vars water uit ‘n fontein daar gekry? Waar en hoe, dink jy, het hulle vars vleis gekry?
(v) Skryf in twee sinne in jou eie woorde hoe die eerste “poskantoor” in ons land ontstaan het.
(vi) In watter provinsie is Mosselbaai en waarvoor is dit bekend, behalwe vir die posboom?
(vii) Kan jy dalk ‘n paar voorbeelde noem van interessante posbusse wat jy al voor mense se huise gesien het?

AKTIWITEIT 2

OM TE VOORSPEL WAT SOU KON GEBEUR

[LU 5.4.2]

Groepwerk (in drieë): Julle is deel van die bemanning van ‘n skip wat in die jaar 1500 op pad is na die Verre Ooste. Julle skip strand êrens aan die kus van Afrika, maar julle kom veilig aan wal. Bespreek eers die opdrag hieronder en vertel dan in drie minute (een minuut elk) aan die klas.

(i) watter gevare julle verwag en watter planne julle maak vir veiligheid;
(ii) hoe julle kos en water in die hande gaan kry;
(iii) wat julle gaan doen om gered te word.

AKTIWITEIT 3

OM ‘N VERSLAG TE SKRYF [LU 4.1.2]

OM DUIDELIKE, SAMEHANGENDE SINNE TE SKRYF [ LU 6.4.3]

Kaptein Pedro de Ataide het ‘n brief onder die melkhoutboom gelaat. Daarin het hy geskryf dat ‘n ramp sy skepe getref het. Gebruik jou verbeelding en skryf vyf kort, baie duidelike sinne wat in sy briefie sou kon wees. Onthou om jou naam en die datum onderaan te skryf.

**T**aalstruktuur en –**G**ebruik

AKTIWITEIT 4

OM ‘N BETER BEGRIP VAN ALFABETIESE VOLGORDE TE ONTWIKKEL

[LU 6.1.2]

Kyk goed na die alfabetiese volgorde van die woorde op die volgende bladsy uit die HAT (Verklarende Handwoordeboek van die Afrikaanse Taal). Jou opvoeder sal enige tien van die woorde duidelik sê en jy moet hulle so vinnig moontlik vind deur die nommers 1 tot 10 voor elkeen van dié woorde te skryf.

AKTIWITEIT 5

OM KENNIS TE MAAK MET WOORDFAMILIES EN WOORDE UIT DIESELFDE VELD

[LU 6.1.8]

**Woordeskatontwikkeling**

Beantwoord die volgende vrae na aanleiding van die gegewe bladsy uit die HAT (sien hierna):

(i) Wat beteken elk van die volgende woorde?

skipbreuk

skipbreukeling

skipbrug

skipper

(i) Wat is ‘n **skilpaddraffie**?
(ii) Waar sal jy **skimmel** aantref?

En **donsige skimmel**?

(i) Wanneer gooi iemand **skimpe**?

(V) Skryf die betekenis van **skinder** neer.

(i) Wat noem ons **iemand wat skinder**? ‘n __

vetterige skubbe wat op die vel vorm, veral die kopvel, en dan loslaat: *Sy kop is vol skilfers.* II ww. (geskilfer). Skilfers vorm: *Die verf, die pleister skilfer.* **skilfer: ..agtig, ..ig, ..ing.**

**skil'fer·kors.** Tertdeeg wat, nadat dit gebak is, bros skilfers afgee: *By skilferkors word die botter bygevoeg nadat die meel reeds tot 'n deeg geknie is* (Die Huisgenoot).

**skil'o·lie.** Stukkie skil van 'n lemoen of 'n suurlemoen as geursel gebruik, bv. in alkohol.

**skil'pad,** (skilpaaie). **1.** Viervoetige, kruipende dier, op rug en buik met beenagtige skilde bedek waardeur sy bewegings stadig en lomp is, en wat op die land, in vars water en in die see woon; orde *Chelonia.* **2.** Toestel waarmee spoorwaens of lokomotiewe op bepaalde punte van die spoor af gestuur kan word ingeval daar 'n botsing of ander gevaar dreig. UITDR.: *Vere van 'n skilpad probeer pluk,* wat onmoontlik is, probeer doen.

**skil'pad·bes·sie.** Duinebessie.

**skil'pad·blom.** Die inkblom *Hyobanche sanguinea.*

**skil'pad·dop.** Dop van 'n skilpad, waarvan sierade gemaak word.

**skil'pad·draf·fie.** Sukkeldraffie.

**skil'pad·jie,** (-s). **1.** Vkw. van *skilpad.* **2.** Lieweheersbesie.

**skil'pad·kos.** Kannetjie (bet. 2).

**skil'pad·sop.** Sop gekook van die seeskilpad *Chelonia mydas.*

**skil'pad·toon·tjies,** mv. (*plantk.*) Knopies.

**skil'pad·trek.** I s.nw. Speletjie waarby twee deelnemers met hul rug na mekaar en op hul knieë teen mekaar beur aan 'n tou sonder ent wat tussen hul bene deur en om hul nekke kom; kathalstrek. II ww. (skilpadgetrek). Bogenoemde spel speel.

**skil'pad·ve·re,** mv. Denkbeeldige voorwerp: *Loop pluk skilpadvere* — gesê aan 'n lastige kind.

**skim,** (-me). **1.** Skadubeeld. **2.** Vae gedaante wat min of meer deursigtig is: *Weggly soos 'n skim. Na 'n skim gryp,* na iets wat nie tasbaar is nie. **3.** Gees van 'n afgestorwene; spook: *Die ryk van die skimme. Soos 'n skim lyk,* maer en bleek. *Lyk soos die skim van wat hy was* — gesê van iemand wat maer en vervalle is. **skim'agtig.**

**skim'ka·bi·net.** Lede van die Opposisie deur die leier daarvan aangewys, wat in die kabinet sou dien indien die Opposisie aan bewind sou kom.

**skim'mel**[1]. I s.nw. (-s). (*plantk.*) Draadvormige plant, sonder bladgroen, wat 'n swamvlok en swamdrade vorm en hom deur spore voortplant; fungus: *Daar is skimmel op die brood, op die muur. Donsige skimmel,* wingerdsiekte wat veral die blare, jong trosse en lote aantas; *Plasmopara viticola;* donsskimmel. II ww. (geskimmel). Met skimmel bedek raak: *Van die nattigheid het sy skoene geskimmel.* III b.nw. **1.** Muf, beskimmel: *Die brood is skimmel.* **2.** Gryserig: *Pa word al skimmel.* **3.** (*fig.*) Verleë, skaam, teruggetrokke: *Sê jou versie op — moenie so skimmel wees nie.* **skimmel: ..agtig, ..brood, ..draad, ..plant, ..rig.**

**skim·mel**[2], (-s). Gryskleurige perd met rooi of blou spikkels: *Appelblouskimmel met spierwitte maanhaar* (A. G. Visser). **skim'melkleur.**

**skim'mel·dag.** Môreskemering.

**skim'mel·perd.** Perd met 'n skimmelkleur.

**skim'mel·siek·te.** Siekte deur skimmel veroorsaak, bv. witroes; mikose.

**skim'mel·tok·si·ne.** Gifstof deur 'n skimmelsoort geproduseer, bv. deur *Aspergillus flavus* wanneer dit op grondboontjies groei.

**skim'me·ryk.** (*mit.*) Verblyf van die afgestorwenes; Hades, onderwêreld, geestewêreld: *Pluto was die vors van die skimmeryk.*

**skim'me·spel.** **1.** Toneelspel van skadubeelde wat op 'n skerm gewerp word. **2.** (*fig.*) Onwesenlike vertoning.

**skimp.** I s.nw. (-e). **1.** Belediging, smaad, spot: *Baie skimpe moes ek al verduur.* **2.** Bedekte, beledigende verwysing, sinspeling; indirekte belastering; innuendo: *Die skimp dat dit om vuil gewin gedoen is. Nie reguit praat nie, net skimpe gooi.* **3.** Vlugtige blik: *Iemand net met 'n skimp sien.* II ww. (geskimp). **1.** Honende woorde sê, beledig; uitskel. **2.** Indirekte sinspelings maak; bedekte beskuldiginge maak: *Hy skimp mos altyd in plaas van om reguit sy opinie te gee. Skimp op iemand.* **skimp: ..er, ..ery, ..naam, ..taal, ..woord.**

**skim'pen·der·wys(e),** bw. Op skimpende, smalende manier; spottend, honend.

**skimp're·de.** Honende toespraak.

**skimp'skeut, skimp'skoot.** (*w.g.*) Indirekte verwyt; haatlike toespeling.

**skimp'skrif.** Geskrif wat iemand op smadelike, lasterlike wyse aanval.

**skin'der,** ww. (geskinder). **1.** Vals berigte op kwaadwillige, agteraf wyse versprei om iemand se goeie naam te benadeel; van iemand kwaadspreek; opsetlike slegte dinge van iemand vertel: *Hulle skinder nou oor die nuwe onderwyser.* **2.** Ander mense se sake bespreek en bekritiseer; ligsinnig babbel oor bure en bekendes: *Bure wat oor die draad staan en skinder. Nou het ons weer lekker geskinder!* **skinder: ..aar, ..bek, ..praatjies, ..tong, ..y.**

**skink**[1], ww. (geskink). **1.** 'n Vloeistof uit 'n houer in 'n koppie, glas e.d. laat loop; oor-, ingiet: *Gaan skink die koffie. Wyn in kelkies skink.* **2.** Deur oor te giet vol maak: *'n Koppie [koffie] skink.* **skink: ..er, ..ster, ..kan, ..tafel.**

**skink**[2], (-e). Soort akkedis wat baie na 'n egte akkedis lyk, waarvan party soorte vet of stomp sterte, kleinerige skubbe en goed ontwikkelde pote het en in droë, sanderige streke, maar ook in bome hou.

**skink'bord.** Plat bord met rande, gebruik om ligte artikels, en veral ingeskinkte drinkgoed, rond te dra: *Die teegoed op 'n skinkbord plaas. 'n Skinkbord rondhou vir die gaste. Moenie verwag dat alles op 'n skinkbord vir jou aangedra sal word nie* (fig.), dat jy alles sonder inspanning sal kry nie.

**skin'kel,** (-s). Skenkel.

**skip,** (skepe; skepie, -pie). **1.** Groterige boot, vaartuig, gebou vir diens veral op see, en aangedryf deur stoom, kernkrag of seile: *'n Seewaardige skip. 'n Skip laai, los. Vandag vind 'n mens weinig skepe met seile.* **2.** Groot middelruimte van 'n kerk: *Middel-, syskip.* UITDR.: *As my skip [met geld] kom,* as ek ryk word; nooit. *Jou skepe agter jou verbrand,* jou terugtog onmoontlik maak. *Die skip van die woestyn,* die kameel. Vgl. SKOONSKIP; SKEEPS-.

**skip'breuk.** Die vergaan, stranding van 'n skip: *Skipbreuk ly,* met jou skip strand; ook fig.: *Die plan het skipbreuk gely,* was 'n mislukking.

**skip'breu·ke·ling,** (-e). Slagoffer van 'n skipbreuk.

**skip'brug.** **1.** Brug deur skepe gesteun, oor bote gelê. **2.** Brug (bet. 5).

**skip'per**[1], (-s). **1.** Eienaar, gesagvoerder van 'n kleinerige skip. **2.** (*rolbal*) Kaptein van 'n span, laaste speler van 'n span.

**skip'per**[2], ww. (geskipper). Na omstandighede handel; nie aan jou beginsels vashou nie; moeilikhede ontwyk: *Probeer om tussen al die standpunte deur te skipper. Moenie probeer skipper nie; hou koers.* **skip'peraar.**

Figure 1.1

Bron: *HAT*

AKTIWITEIT 6

OM ‘N EIE PERSOONLIKE SPELLYS TE SKEP

[LU 6.1.1]

Jy kom dikwels vreemde, nuwe woorde teen, of woorde wat vir jou moeilik is om reg te spel, maar wat jy dikwels moet gebruik. Skryf sulke woorde op die laaste bladsy wat in elke module vir hierdie doel ingesluit is. Doen dit gereeld en hersien dit gereeld.

AKTIWITEIT 7

OM SAMESTELLINGS TE VERSTAAN

[LU 6.1.10]

Kyk weer na die leesstuk op die eerste bladsy. In die tweede paragraaf kry ons die woord **varswater-fontein** en in die derde paragraaf **melkhoutboom**. Ons noem sulke woorde *samestellings*, omdat hulle uit verskillende woorde saamgestel is om een woord te vorm.

(i) Vind in paragraaf 1 nog ‘n samestelling in die eerste reël en nog twee in die vierde reël.

Reël 1:

Reël 2:

(i) Die meeste samestellings kan eenvoudig net aanmekaar geskryf word om nuwe woorde te vorm, byvoorbeeld:

pos + kantoor + klerk: poskantoorklerk

suid + kus:

vakansie + dorp:

sel + foon:

snoep + winkel:

gemors + pos

riem + telegram:

telefoon + gesprek:

telefoon + rekening:

buffel + vel + hoed:

(i) Soms moet daar egter een of meer letters ingevoeg word, byvoorbeeld:

broek + pyp: broek**s**pyp

hemp + mou:

kruidenier + ware:

dood + berig:

En pasop vir hierdie vier:

seun + skool:

meisie + skool:

lewe + verhaal:

skip + vrag:

AKTIWITEIT 8

OM SINNE TE VERBIND MET VOEGWOORDE EN BETREKLIKE VOORNAAMWOORDE

[LU 6.2.4]

Ons kan sinne verbind deur sekere woorde te gebruik. In die leesstuk op bladsy 1 vind ons die volgende sinne:

- Daar is ook ‘n posbus in die vorm van ‘n groot skoen **waarin** briewe en poskaarte gepos kan word.
- Hy wou by die huidige Gouritsriviermond aan wal gaan, **maar** weens die groot branders kon hy nie.

Verbind nou die volgende sinne deur die woord tussen hakies korrek te gebruik. Probeer seker maak dat jou woordorde reg is.

(i) Stella het ‘n nuwe boek. Sy lees. (**waarin**)
(ii) Eric speel met sy klein boetie. Sy boetie verjaar vandag. (**wat**)
(iii) Die selfoon is modern. My pa bel met die selfoon. (**waarmee**)
(iv) Die sloot is diep. Ons spring oor die sloot. (**waaroor**)
(v) Ek onthou vir Leon. Sy suster het die prys gewen. (**wie se**)
(vi) Robert speel rugby. Eddie hou van sokker. (**maar**)
(vii) Danielle is vandag afwesig. Sy is siek. (**want**)
(viii) Charl het krulhare. Charl het blou oë. (**en**)
(ix) Meneer Pieterse het ‘n trui aan. Dit is koud vandag. (**omdat**)
(x) Die hele klas wag in die bus. Die bestuurder praat met die onderwyseres. (**terwyl**)

AKTIWITEIT 9

OM AFKORTINGS TE GEBRUIK EN KENNIS TE MAAK MET AKRONIEME [LU 6.1.12]

OM OOR AKRONIEME TE PRAAT [LU 6.6.1]

a) Lees die volgende sin:

**In 1500 het** kapt**. Petro de Ataide in die baai anker gegooi.**

**kapt.** is die afkorting vir **kaptein.**

’n Afkorting is ’n korter vorm van ’n woord, maar ons kan nie afkortings maak soos ons wil nie. Die meeste woorde het geen afkorting nie.

Jy sal die volgende afkortings dikwels teëkom en wanneer jy dit in skryfwerk gebruik, moet jy probeer om dit korrek te skryf: Kyk ook voor en in die middel van ‘n woordeboek vir nog meer afkortings. Soek ‘n paar uit om in jou persoonlike woordelys te skryf.

Afr. - Afrikaans hfst. - hoofstuk
a.g.v. - as gevolg van i.p.v. - in plaas van
asb. - asseblief i.v.m. - in verband met
bg. - bogenoemde kg - kilogram
bl. - bladsy km - kilometer
Bpk. - Beperk l - liter
b.v.p. - been voor paaltjie lg. - laasgenoemde
dept. - departement me. - mevrou / mejuffrou
d.i. - dit is mej. - mejuffrou
dr. - dokter/doktor mev. - mevrou
ds. - dominee mnr. - meneer
d.w.s. - dit wil sê n.v.t. - nie van toepassing
EBW - Ekonomiese Bestuurswetenskap no. / nr. - nommer
Eng. - Engels / Engeland Pk. - poskantoor
ens. - ensovoorts SA - Suid-Afrika
TV - televisie

Gee die afkorting van die vetgedrukte woord(e) in elke sin.

(i) Kom help my **asseblief**.
(ii) Ons was bly toe **meneer** Herandien ons geprys het.
(iii) Ons kan **bogenoemde** afkortings in die woordeboek vind.
(iv) Conrad pos die brief by die **poskantoor**.
(v) Pappa is te besig om **televisie** te kyk.
(vi) Juffrou wil my spreek **in verband met** my swak toetspunte.
(vii) Ons skoolhoof is **doktor** Aucamp.
(viii) Die skeidsregter het die kolwer **been voor paaltjie** uitgegee.

(ix) **Afrikaans** is 'n baie jong en moderne taal.
(x) Charlene is baie gewild, **dit wil sê** almal hou van haar.

b) **Akronieme**

Wat is 'n akroniem? Volgens die HAT (Handwoordeboek van die Afrikaanse Taal) is 'n akroniem 'n letterwoord. Dit is 'n woord wat gevorm word uit letters wat eintlik 'n afkorting is. Ons gebruik die afkorting dan as 'n woord.

Voorbeelde:
Interpol: Internasionale Kriminele Polisiekommissie
NAVO: Noord-Atlantiese Verdragsorganisasie
OPUL: Organisasie van Petroleumuitvoerlande
SANLAM: Suid-Afrikaanse Nasionale Lewensassuransiemaatskappy
SASOL: Suid-Afrikaanse Steenkool-, Olie- en Gaskorporasie
UNISA: Universiteit van Suid-Afrika
SATOER: **S**uid-**A**frikaanse **Toer**istekorporasie
Kan julle nog meer voorbeelde vind? Skryf dit neer.

### 1.1.6 Assessering

LU 1

LUISTER

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te luister en gepas en krities binne 'n wye verskeidenheid situasies te reageer.

Dit is duidelik wanneer die leerder:

1.1 dit geniet om na verskillende soorte mondelinge tekste te luister (soos stories, mites, dreunsang, grappe, raaisels en kort toneelstukke) en gepas reageer;

1.2 die hoofboodskap en temas in mondelinge tekste identifiseer en dit in verband bring met die daaglikse lewe;

1.5 luister na verskillende soorte informatiewe tekste (aanwysings, instruksies, ens.), kennis neem van hoofidees of spesifieke besonderhede en inligting op 'n gepaste manier gebruik;

1.7 die sosiale, morele en kulturele waardes, houdings en veronderstellings in mondelinge tekste bespreek en kommentaar lewer op wat in- en uitgesluit is (soos: Geld dit vir alle mense? Wie word uitgesluit?).

LU 3

LEES EN KYK

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

Dit is duidelik wanneer die leerder:

3.1 'n verskeidenheid fiksie- en nie-fiksietekste vir verskillende doeleindes lees:

3.1.1 lees onafhanklik deur 'n verskeidenheid lees- en begripstrategieë gepas vir verskillende doeleindes te gebruik;

- vluglees vir die algemene idee;
- soeklees vir spesifieke besonderhede;
- ondersoek inhoudsopgawe, opskrifte en indeks om 'n algemene oorsig te verkry;

- voer luidlees duidelik uit en pas leesspoed volgens doel en gehoor aan.

3.2 kyk na en kommentaar lewer op verskeie visuele en multi-media tekste (soos advertensies):

3.2.1 bespreek die boodskap wat oorgedra word;

3.2.2 identifiseer en bespreek grafiese tegnieke soos kleur, keuse van beelde, soort en grootte van letterwerk, simbole, uitleg;

3.5 begrip van fiksie-tekste toon:

3.5.3 bespreek temas en vraagstukke en lug menings met redes daarvoor;

3.11 relevante tekste kies en navorsingsvaardighede toepas om inligting in woordeboeke te verkry.

LU 4

SKRYF

Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

Dit is duidelik wanneer die leerder:

4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

4.1.1 skryf vir persoonlike, ondersoekende, speelse, verbeeldings- en skeppende doeleindes (brief, persoonlike boodskap);

4.1.2 skryf informatiewe tekste waarin idees duidelik en logies vir verskillende teikengroepe uitgedruk word (verslag);

4.1.3 skryf en ontwerp visuele tekste waarin inligting duidelik en skeppend aangebied word (advertensie);

4.1.4 verander inligting van een formaat na ‘n ander (telefoonrekening na teks);

4.2 idees deur die skryfproses ontwikkel en organiseer:

4.2.1 kies en ontleed ‘n onderwerp en hou ‘n dinkskrum oor idees met behulp van kopkaarte, vloeidiagramme en lyste;

4.3 netjiese, leesbare werk lewer, met aandag aan aanbieding;

4.4 kennis van taal op verskeie vlakke toepas:

4.4.1 woordvlak:

- kies en eksperimenteer met ‘n wye verskeidenheid woorde uit verskeie bronne;
- raadpleeg woordeboek om woorde na te gaan;

4.4.2 sinsvlak:

- gebruik die direkte en indirekte rede gepas en doeltreffend.

4.4.3 paragraafvlak:

√ toon verskillende maniere om paragrawe te skakel.

LU 5

DINK EN REDENEER

Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

Dit is duidelik wanneer die leerder:

5.1 taal gebruik om te dink en te redeneer:

5.1.1 identifiseer oorsaak en gevolg in mondelinge en geskrewe tekste en verduidelik die verband daartussen;

5.1.3 onderskei tussen die voor- en nadele van iets en verduidelik dit;

5.3 inligting verwerk:

5.3.5 organiseer inligting in ‘n tydlyn;

5.3.6 evalueer en maak gevolgtrekkings en verduidelik redes daarvoor.

5.4 taal gebruik om skeppend te dink:

5.4.2 voorspel wat in ‘n denkbeeldige situasie sou kon gebeur.

LU 6

TAALSTRUKTUUR EN -GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

Dit is duidelik wanneer die leerder:

6.1 met woorde werk:

6.1.1 skep eie persoonlike spellys;

6.1.2 toon kennis van die kompleksiteit van alfabetiese volgorde waar die orde volgens die eerste letter gegee word;

6.1.3 spel dikwels gebruikte woorde korrek en herken uitsonderings in spelpatrone;
6.1.5 gebruik hoofletters korrek;
6.1.8 ontwikkel woordeskat deur woordvorming, deur woordfamilies en woorde uit dieselfde veld te herken en deur betekenis uit die konteks af te lei;
6.1.10 gebruik samestellings om woordeskat uit te brei;
6.1.12 gebruik alledaagse afkortings en akronieme;
6.2 met sinne werk:
6.2.4 gebruik voegwoorde en betreklike voornaamwoorde doeltreffend om sinne te verbind;
6.2.5 gebruik die korrekte woordorde en verstaan hoe woordorde betekenis kan beïnvloed;
6.2.6 gebruik en wissel tydsvorme doeltreffend en gepas;
6.2.8 verstaan en gebruik die ontkennende vorm gepas;
6.2.9 gebruik en wissel die direkte en indirekte rede doeltreffend, met korrekte punktuasie, voornaamwoorde en bywoorde;
6.2.10 gebruik hoofletters en punktuasie korrek: punt, komma, vraagteken, uitroepteken, dubbelpunt, afkappingsteken, aanhalingstekens;
6.2.13 verstaan die funksie en gebruik van alledaagse adjektiewe: intensiewe vorme;
6.4 bewustheid en gebruik van styl ontwikkel:
6.4.3 gebruik duidelike en samehangende sinne sonder te veel woorde en met die korrekte grammatikale struktuur;
6.4.4 gebruik taal met die gepaste formaliteitsgraad (register) in minder bekende situasies en toon bewustheid van teikengroep;
6.6 metataal gebruik:
6.6.1 gebruik die woordeskat wat nodig is om oor die taal te praat (akronieme, direkte en indirekte rede).

### 1.1.7 Memorandum

Aktiwiteit 1
(b) (i) die leiding te neem / eerste te wees
(ii) Hulle wou rus / Hulle wou vars kos en water soek
(iii) Dis ‘n baai wat so geleë is dat storms nie ‘n groot effek daar het nie. Dis veilig. Dit bied goeie beskerming teen storms.
(iv) Hulle het vleis by die plaaslike bewoners gekoop of geruil.
(v) Eie sinne.
(vi) Wes-Kaap.
Dis ‘n gewilde vakansiedorp.
(vii) Eie antwoorde.
Aktiwiteit 2
Groepwerk: mondeling
Aktiwiteit 3
Eie sinne
Aktiwiteit 4
Opvoeder se keuse
Aktiwiteit 5
(i) skipbreuk: Die vergaan of stranding van ‘n skip.
skipbreukeling: Slagoffer van ‘n skipbreuk.
skipbrug: Brug deur skepe gesteun / oor skepe gelê.
skipper: Eienaar / gesagvoerder van ‘n kleinerige skip.
(ii) sukkeldraffie
(iii) op ou brood
in ‘n wingerd
(iv) Wanneer hy nie reguit praat nie.
(v) Valshede op ‘n kwaadwillige, agterafwyse versprei om iemand se goeie naam te benadeel.

(vi) Skinderbek.
Aktiwiteit 6
Skep eie spellys.
Aktiwiteit 7
(i) Reël 1: leerarea
Reël 2: bevelvoerder ; suidpunt
(ii) suidkus riemtelegram
vakansiedorp telefoongesprek
selfoon telefoonrekening
snoepwinkel buffelvelhoed
gemorspos
ii) hempsmou meisieskool
kruideniersware lewensverhaal
doodsberig skeepsvrag
seunskool
Aktiwiteit 8
(i) Stella het 'n nuwe boek waarin sy lees.
(ii) Eric speel met sy klein boetie wat vandag verjaar.

(i) Die selfoon waarmee my pa bel, is modern.
(ii) Die sloot waaroor ons spring, is diep.
(iii) Ek onthou vir Leon wie se suster die prys gewen het.
(iv) Robert speel rugby, maar Eddie hou van sokker.
(v) Danielle is vandag afwesig, want sy is siek.
(vi) Charl het krulhare en blou oë.
(vii) Mnr. Pieterse het 'n trui aan omdat dit vandag koud is.
(viii) Die hele klas wag in die bus, terwyl die bestuurder met die onderwyseres praat.

Aktiwiteit 9
(a) (i) asb. (vi) i.v.m.
(ii) mnr. (vii) dr.
(iii) bg. (viii) b.v.p.
(iv) Pk. (ix) Afr.
(v) TV (x) d.w.s.

## 1.2 Luidlees, gesprek en die briefvorm[2]

### 1.2.1 afrikaans huistaal

### 1.2.2 Graad 5

### 1.2.3 VAN MELKHOUTBOOM TOT SMS

### 1.2.4 Module 2

### 1.2.5 Luidlees, gesprek en die briefvorm

AKTIWITEIT 1
OM LUIDLEES DUIDELIK UIT TE VOER
[LU 3.1.2]

[2]This content is available online at <http://cnx.org/content/m26244/1.1/>.

Lees die onderstaande gedeelte eers in julle groepe aan mekaar voor. Probeer om uiting te gee aan die vriendelike toon van die leesstuk en om teen die regte spoed te lees. Kies dan een leser uit elke groep om dit aan die klas voor te lees.

Dit is Dinsdagmiddag en Tania staan in die ry in die poskantoor en wag haar beurt af om bedien te word. Haar ma stuur haar dikwels poskantoor toe en dus weet sy wat om te doen en wat om te verwag. Dit is nie meer vir haar ma nodig om saam met haar poskantoor toe te gaan nie. Sy hou die elektroniese aanwyser bokant die toonbank dop. Elke keer wanneer die poskantoorklerke gereed is om die voorste persoon in die ry te bedien, flits die elektroniese bord: Toonbank 3 of Toonbank 5, ensovoorts. Tania hou van die vrou met die bloedrooi rok by Toonbank 2 en hoop heimlik sy kom vandag by dié klerk uit. Sy moet lank wag, want daar is baie mense voor haar in die ry. Die pakkie voel naderhand vir haar so swaar soos lood.

Uiteindelik staan sy voor in die ry. Haar oë is op die elektroniese bordjie gerig. En sowaar, dis haar gelukkige dag! Sy stap dadelik na Toonbank 2. Die poskantoor se toonbank is hoog, maar sy is darem al groot genoeg om bo by te kom en die persoon daaragter te sien.

“Middag, Kindjie. Kan ek jou help?” vra die dame vriendelik.

“Middag, Tannie. Ja, asseblief. Mamma het gesê ek moet hierdie pakkie pos”, sê Tania toe sy die pakkie aangee. “Dit is vir my broer wat in Engeland woon. Hy werk daar.”

Die klerk sê: “Ek sien dis lekker eetgoed wat in die pakkie is.”

“Ja, Tannie”, antwoord Tania. “Hy verlang baie huis toe en ons mis hom baie.”

Intussen het die klerk die pakkie geweeg. “Dit sal R38,45 kos”.

Tania oorhandig R50. “Sal Tannie asseblief vir my vir die orige geld seëls vir briewe gee?” vra sy.

“Sekerlik. Hier is dit. Sal dit al wees?”

“Ja, dankie Tannie”, sê Tania. Tot siens.”

“Lekker dag vir jou, Kindjie.”

AKTIWITEIT 2

OM ‘N GESPREK TE DRAMATISEER [LU 2.1.2]

OM TAAL TE GEBRUIK OM GEVOELENS UIT TE DRUK [LU 2.4.3]

OM ‘N DINKSKRUM E HOU EN ‘N LYS VAN IDEES TE MAAK [4.2.1]

OM TAAL MET DIE GEPASTE FORMALITEITSGRAAD TE GEBRUIK [6.4.4]

Verdeel in groepe van ongeveer vyf elk. Elke groep kry een van die volgende onderwerpe en berei dit voor vir dramatisering in die klas. Dink saam en maak ‘n lys van dinge wat gesê kan word en hoe dit gesê behoort te word.

‘n Gesprek tussen ‘n onderwyser en vier leerders wat ‘n ruit gebreek het.

‘n Gesprek tussen ‘n polisieman en ‘n persoon wat hy so pas in hegtenis geneem het.

‘n Gesprek tussen ‘n motoris en ‘n pompjoggie by die vulstasie.

‘n Gesprek tussen ‘n beroemde sportpersoonlikheid en ‘n bewonderaar.

‘n Gesprek tussen ‘n kliënt en ‘n persoon wat goeie diens gelewer het.

‘n Gesprek tussen ‘n kliënt en ‘n persoon wat swak diens gelewer het.

‘n Gesprek tussen Mevrou Haastige Hanlie en Stadige Stienie oor die huiswerk wat nie klaar kom nie.

AKTIWITEIT 3

OM OORSAAK EN GEVOLG TE VERDUIDELIK

[LU 5.1.1]

Nadat jy na die dramatiserings van jou klasmaats geluister het, gaan jy nou probeer om twee paragrawe te skryf oor die botsing tussen Mevrou Haastige Hanlie en Stadige Stienie. Gee die redes vir wat jy dink die oorsaak van die onenigheid kan wees. Beskryf ook wat die moontlike gevolge kan wees.

Hoe skryf ons ‘n brief in Afrikaans?

Kom ons leer eers hoe ‘n informele brief in Afrikaans lyk en dan kry jy kans om jou eie brief te skryf.

Die vorm van die informele brief

| | |
|---|---|
| Die skrywer se adres Begin regs, net regs van die middel, bo-aan die bladsy. Skryf die adres in blokvorm, dit wil sê direk onder mekaar. Geen kommas of punte word gebruik nie. Die straatnaam word as een woord geskryf, bv. Kerkstraat, Sentraalweg, ens.Eerste, Tweede, Vierde Laan of Straat kan vas of los geskryf word, bv.: Tweedelaan, Vyfdestraat, of Eerste Laan, Tiende Straat. Skryf altyd die nommer van die eiendom ná die straatnaam. Die poskode verskyn onder die naam van die dorp, stad of voorstad. Die datum word in dié volgorde geskryf:dag, maand, jaar5 Maart 2009 Skryf die maandname voluit. Moenie afkortings gebruik nie. | Keurboomlaan 238Eersterivier71005 Maart 2009 |

**Table 1.1**

Die aanhef
Beste Dion
Laat 'n reël oop tussen die datum regs en die aanhef links.
Begin die aanhef teenaan die kantlyn.
Geen komma na die aanhef nie
Die inhoud
Laat 'n reël oop ná die aanhef.
Al die paragrawe moet teenaan die kantlyn begin.
Laat 'n reël oop tussen alle paragrawe.
Die slot
Groete.
Jou vriendGeorge
Laat 'n reël oop tussen die laaste paragraaf en die slotsin.
Laat 'n reël oop tussen die slotsin en die werklike slot.
Skryf 'n punt ná die slotsin, byvoorbeeld: Vriendelike groete.
Skryf die slot in blokvorm, teen die linkerkantlyn.
Geen leestekens ná die slot nie.
'n Brief lyk dus so:
Keurboomlaan 238
Eersterivier
7100
5 Maart 2009
[Oop reël hier]
Beste Dion
[Oop reël hier]
(**Begin** hier vir jou eerste paragraaf)
(Laat 'n reël oop tussen paragrawe)
[Laate paragraaf]
Geniet jou vakansie.
Jou vriend
George
AKTIWITEIT 4
OM 'N INFORMELE BRIEF TE SKRYF [LU 4.1.1]
OM NETJIES EN LEESBAAR TE SKRYF [LU 4.3]
OM SINVOLLE PARAGRAWE TE SKRYF [LU 4.4.3]

Jou nefie of niggie, met wie jy baie goeie maats is, kon nie jou verjaarsdagpartytjie bywoon nie omdat hy / sy in ‘n ander provinsie woon. Skryf vir hom / haar ’n brief en vertel van jou partytjie. Jy mag maar jou verbeelding gebruik. Onthou om netjies te skryf.

Onthou

Goeie beplanning van jou brief is noodsaaklik.

Skryf drie paragrawe.

**Paragraaf 1:** Maak melding van: die datum

hoeveel maats jy genooi het

waar hulle die geskenke gesit het

waar die partytjie gehou is.

**Paragraaf 2**: Vertel: wat julle alles gedoen het

wat julle geëet en gedrink het.

**Paragraaf 3**: Vertel: dat jou maats vertrek het

hoe jy dit geniet het om jou geskenke oop te maak.

**[Skryf jou brief op ‘n skoon vel papier of in jou werkboek.]**

Skryf jou neef / niggie se adres op ‘n koevert en plak dit onder jou brief, of teken ‘n koevert en skryf die adres daarin. Onthou, hy / sy woon in ‘n ander provinsie. Sorg ook dat jy die korrekte poskode byvoeg.

### 1.2.6 Assessering

LU 2

PRAAT

Die leerder is in staat om vrymoedig en doeltreffend in gesproke taal binne ‘n wye verskeidenheid situasies te kommunikeer.

2.1 ervaringe, idees en inligting in verskillende kontekste vir verskillende teikengroepe en doeleindes oordra:

2.1.2 gebruik taal vir skeppende en beeldryke selfuitdrukking (soos: denkbeeldige interpersoonlike situasies dramatiseer);

2.1.6 lug en regverdig eie mening met redes;

2.2 interaksievaardighede en –strategieë in groepsituasies gebruik:

2.2.1 neem beurte, hou by die onderwerp, stel relevante vrae, help die bespreking om te vloei en reageer met respek en empatie op ander se idees;

2.4 gepaste woorde en strukture vir verskillende doeleindes en teikengroepe gebruik:

2.4.3 gebruik taal sorgvuldig om komplekse dog algemene gevoelens soos woede, ongeduld, simpatie en bewondering uit te druk.

LU 3

LEES EN KYK

Die leerder is in staat om vir inligting en genot te lees en te kyk en krities op die estetiese, kulturele en emosionele waardes in tekste te reageer.

Dit is duidelik wanneer die leerder:

3.1 ‘n verskeidenheid fiksie- en nie-fiksietekste vir verskillende doeleindes lees:

3.1.1 lees onafhanklik deur ‘n verskeidenheid lees- en begripstrategieë gepas vir verskillende doeleindes te gebruik;

- vluglees vir die algemene idee;
- soeklees vir spesifieke besonderhede;
- ondersoek inhoudsopgawe, opskrifte en indeks om ‘n algemene oorsig te verkry;

- voer luidlees duidelik uit en pas leesspoed volgens doel en gehoor aan.

3.2 kyk na en kommentaar lewer op verskeie visuele en multi-media tekste (soos advertensies):

3.2.1 bespreek die boodskap wat oorgedra word;

3.2.2 identifiseer en bespreek grafiese tegnieke soos kleur, keuse van beelde, soort en grootte van letterwerk, simbole, uitleg;

3.5 begrip van fiksie-tekste toon:

3.5.3 bespreek temas en vraagstukke en lug menings met redes daarvoor;

3.11 relevante tekste kies en navorsingsvaardighede toepas om inligting in woordeboeke te verkry.

LU 4

SKRYF

Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir ‘n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.

Dit is duidelik wanneer die leerder:

4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:

4.1.1 skryf vir persoonlike, ondersoekende, speelse, verbeeldings- en skeppende doeleindes (brief, persoonlike boodskap);

4.1.2 skryf informatiewe tekste waarin idees duidelik en logies vir verskillende teikengroepe uitgedruk word (verslag);

4.1.3 skryf en ontwerp visuele tekste waarin inligting duidelik en skeppend aangebied word (advertensie);

4.1.4 verander inligting van een formaat na ‘n ander (telefoonrekening na teks);

4.2 idees deur die skryfproses ontwikkel en organiseer:

4.2.1 kies en ontleed ‘n onderwerp en hou ‘n dinkskrum oor idees met behulp van kopkaarte, vloeidiagramme en lyste;

4.3 netjiese, leesbare werk lewer, met aandag aan aanbieding;

4.4 kennis van taal op verskeie vlakke toepas:

4.4.1 woordvlak:

- kies en eksperimenteer met ‘n wye verskeidenheid woorde uit verskeie bronne;
- raadpleeg woordeboek om woorde na te gaan;

4.4.2 sinsvlak:

- gebruik die direkte en indirekte rede gepas en doeltreffend.

4.4.3 paragraafvlak:

√ toon verskillende maniere om paragrawe te skakel.

LU 5

DINK EN REDENEER

Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.

Dit is duidelik wanneer die leerder:

5.1 taal gebruik om te dink en te redeneer:

5.1.1 identifiseer oorsaak en gevolg in mondelinge en geskrewe tekste en verduidelik die verband daartussen;

5.1.3 onderskei tussen die voor- en nadele van iets en verduidelik dit;

5.3 inligting verwerk:

5.3.5 organiseer inligting in ‘n tydlyn;

5.3.6 evalueer en maak gevolgtrekkings en verduidelik redes daarvoor.

5.4 taal gebruik om skeppend te dink:

5.4.2 voorspel wat in ‘n denkbeeldige situasie sou kon gebeur.

LU 6

TAALSTRUKTUUR EN -GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

Dit is duidelik wanneer die leerder:

6.1 met woorde werk:

6.1.1 skep eie persoonlike spellys;

6.1.2 toon kennis van die kompleksiteit van alfabetiese volgorde waar die orde volgens die eerste letter gegee word;

6.1.3 spel dikwels gebruikte woorde korrek en herken uitsonderings in spelpatrone;

6.1.5 gebruik hoofletters korrek;

6.1.8 ontwikkel woordeskat deur woordvorming, deur woordfamilies en woorde uit dieselfde veld te herken en deur betekenis uit die konteks af te lei;

6.1.10 gebruik samestellings om woordeskat uit te brei;

6.1.12 gebruik alledaagse afkortings en akronieme;

6.2 met sinne werk:

6.2.4 gebruik voegwoorde en betreklike voornaamwoorde doeltreffend om sinne te verbind;

6.2.5 gebruik die korrekte woordorde en verstaan hoe woordorde betekenis kan beïnvloed;

6.2.6 gebruik en wissel tydsvorme doeltreffend en gepas;

6.2.8 verstaan en gebruik die ontkennende vorm gepas;

6.2.9 gebruik en wissel die direkte en indirekte rede doeltreffend, met korrekte punktuasie, voornaamwoorde en bywoorde;

6.2.10 gebruik hoofletters en punktuasie korrek: punt, komma, vraagteken, uitroepteken, dubbelpunt, afkappingsteken, aanhalingstekens;

6.2.13 verstaan die funksie en gebruik van alledaagse adjektiewe: intensiewe vorme;

6.4 bewustheid en gebruik van styl ontwikkel:

6.4.3 gebruik duidelike en samehangende sinne sonder te veel woorde en met die korrekte grammatikale struktuur;

6.4.4 gebruik taal met die gepaste formaliteitsgraad (register) in minder bekende situasies en toon bewustheid van teikengroep;

6.6 metataal gebruik:

6.6.1 gebruik die woordeskat wat nodig is om oor die taal te praat (akronieme, direkte en indirekte rede).

### 1.2.7 Memorandum

Aktiwiteit 1

Luidlees

Aktiwiteit 2

Voorbereide dramatisering

Aktiwiteit 3

Eie skryfwerk

Aktiwiteit 4

Eie brief

# 1.3 Die ontkennende vorm en ander taalsake[3]

## 1.3.1 AFRIKAANS HUISTAAL

## 1.3.2 Graad 5

## 1.3.3 VAN MELKHOUTBOOM TOT SMS

## 1.3.4 Module 3

## 1.3.5 DIE ONTKENNENDE VORM EN ANDER TAALSAKE

**T**aalstruktuur en –**G**ebruik

AKTIWITEIT 1

OM DIE ONTKENNENDE VORM TE VERSTAAN EN TE GEBRUIK

[LU 6.2.8]

Ons lees in die leesstuk die volgende: *Dit was nie nodig dat haar ma saamgaan nie.* In Afrikaans gebruik ons gewoonlik die *dubbele* of *herhalendenie* wanneer ons iets in die ontkennende vorm wil sê of skryf.

a) Skryf nou die volgende sinne in die ontkennende vorm:

(i) Tania weet wat om te doen

(i) Helen het gister haar tuiswerk gedoen.

(iii) Neville sal die hele boek lees.

Soms neem ‘n woord ‘n spesiale vorm aan wanneer ons die ontkennende vorm gebruik, byvoorbeeld

**ooit** word **nooit**

**iemand** word **niemand**

**iets** word **niks**

b) Kan jy die volgende sinne in die ontkennende vorm skryf? Gebruik die woorde tussen hakies.

(i) Het jy al ooit so iets gesien? (nog nooit)
(ii) Ek het iemand gesien hardloop. (niemand)
(iii) Ons hoor iets. (niks)

Ken jy hierdie interessante een? **Ek sal dit so nimmer as te nooit doen nie.**

AKTIWITEIT 2

OM DIE DIREKTE EN INDIREKTE REDE TE GEBRUIK [LU 4.4.2; 6.2.9]

OM OOR DIREKTE EN INDIREKTE REDE TE PRAAT [LU 6.6.1]

Kyk weer na die leesstuk. Die gesprek tussen Tania en die klerk (die woorde wat hulle sê) word op ‘n spesiale manier geskryf sodat ons kan weet dit is die prater se woorde (direkte rede). Ons kan ook sê dit is die woorde wat die hoorder hoor. Dit word ook in aanhalingstekens ( “ “) geskryf en die ander leestekens (dubbelpunt en komma) moet op die regte plekke geplaas word. Kyk na die voorbeelde van sinne in die **direkte rede**:

Die klerk sê: “Ek sien dis lekker eetgoed.”

"My broer werk in Engeland,” sê Tania.

“Sal dit al wees?” het die klerk gevra.

Die direkte rede kan na **die indirekte rede** verander word. Dit is soos wanneer iemand oorvertel wat die prater sê of gesê het.

Om ‘n sin van direkte rede na indirekte rede te kan verander, is daar ‘n paar reëls wat julle moet toepas:

Die tyd waarin die sin geskryf of gepraat is, moet dieselfde bly.

Die leestekens val weg, behalwe aan die begin en einde van die sin (hoofletter en punt).

[3]This content is available online at <http://cnx.org/content/m26241/1.1/>.

Die voornaamwoorde (ek, hy, ons, ens.) verander.

Dikwels verander die woordorde ook.

Indirekte rede is die oorvertelling van die spreker se woorde aan 'n persoon wat dit nie self gehoor het nie.

As ons die drie sinne hierbo in die indirekte rede skryf, lyk hulle so:

Die klerk sê sy sien dis lekker eetgoed.

Tania sê haar broer werk in Engeland.

Die klerk het gevra of dit al sal/sou wees.

Skryf die volgende sinne in die indirekte rede:

(i) Juffrou sê vir ons: "Julle is baie slim."
(ii) Ouma het vir my gevra: "Sal jy asseblief vir my water bring?"
(iii) "Ek dink dit gaan reën," sê die skoolhoof.

AKTIWITEIT 3

OM HOOFLETTERS EN LEESTEKENS KORREK TE GEBRUIK

[LO 6.2.10]

Die hoofletters en leestekens in die volgende paragraaf is weggelaat. Skryf dit oor en maak die foute reg.

die posmeester van groot-brakrivier meneer daniels het woensdag na george gery 'n hond het skielik oor die pad gehardloop mnr daniels het geskrik en uitgeroep hierjy jou lelike ding

AKTIWITEIT 4

OM DIE GEBRUIK VAN VERGELYKINGS EN INTENSIEWE VORME TE VERSTAAN

[LU 6.2.13]

a) Wanneer ons iets met iets anders wil vergelyk, gebruik ons gewoonlik vergelykings. Ons gebruik dan die woordjie "soos". In die leesstuk is daar die volgende sin:

Die pakkie is so swaar soos lood.

Dit beteken dat die pakkie baie swaar is.

Voltooi nou die volgende vergelykings:

(i) Die ou wat geskrik het, is so wit soos 'n __
(ii) Die muis is so vinnig soos __
(iii) Die jagluiperd hardloop soos die __
(iv) Die padda is so glad soos __
(v) Die stoeier is so sterk soos 'n __
(vi) Die pasiënt is so siek soos 'n __
(vii) Die storie is so oud soos die __
(viii) Ek voel hier so tuis soos 'n __ (vier woorde)
(ix) Skakel aan die lig; dis so donker soos die __
(x) Die neut is so hard soos 'n __

(**Kan jy aan nog 'n paar dink?**)

b) Daar is ook vergelykings wat sonder "soos" gebruik word. In die leesstuk lees ons van die klerk se **bloedrooi** rok. Ons noem hulle **intensiewe vorme** en hulle word gewoonlik as een woord geskryf.. Probeer om die volgende te voltooi:

(i) Petro se tande is __ (baie wit).
(ii) Die honger mense is __ (baie arm).
(iii) Heuning is altyd __ (baie soet).
(iv) Die gehoorsame kinders is __ baie soet).
(v) Die welgestelde sakeman is __ (baie ryk).
(vi) Daardie spoggerige selfoon is __ (baie duur).
(vii) Gooi dit maar weg; dit is __ (baie oud).

c) Probeer die volgende voltooi voordat jou opvoeder jou daarmee help:
Vergelyking Intensiewe vorm

(i) So vinnig soos die wind blitsvinnig
(ii) So oud soos die berge horingoud
(iii) So vet soos 'n vark _ _
(iv) So maer soos 'n _ _ brandmaer
(v) So donker soos die nag _ _
(vi) So arm soos 'n kerkmuis _ _
(vii) So wit soos 'n _ _ spierwit
(viii) So siek soos 'n _ _ doodsiek

### 1.3.6 Assessering

LU 4
SKRYF
Die leerder is in staat om verskillende soorte feitelike en verbeeldingstekste vir 'n wye verskeidenheid doeleindes te skryf.
Dit is duidelik wanneer die leerder:
4.1 verskeie soorte tekste vir verskillende doeleindes en teikengroepe skryf:
4.1.1 skryf vir persoonlike, ondersoekende, speelse, verbeeldings- en skeppende doeleindes (brief, persoonlike boodskap);
4.1.2 skryf informatiewe tekste waarin idees duidelik en logies vir verskillende teikengroepe uitgedruk word (verslag);
4.1.3 skryf en ontwerp visuele tekste waarin inligting duidelik en skeppend aangebied word (advertensie);
4.1.4 verander inligting van een formaat na 'n ander (telefoonrekening na teks);
4.2 idees deur die skryfproses ontwikkel en organiseer:
4.2.1 kies en ontleed 'n onderwerp en hou 'n dinkskrum oor idees met behulp van kopkaarte, vloeidiagramme en lyste;
4.3 netjiese, leesbare werk lewer, met aandag aan aanbieding;
4.4 kennis van taal op verskeie vlakke toepas:
4.4.1 woordvlak:

- kies en eksperimenteer met 'n wye verskeidenheid woorde uit verskeie bronne;
- raadpleeg woordeboek om woorde na te gaan;

4.4.2 sinsvlak:

- gebruik die direkte en indirekte rede gepas en doeltreffend.

4.4.3 paragraafvlak:
√ toon verskillende maniere om paragrawe te skakel.
LU 5
DINK EN REDENEER
Die leerder is in staat om taal vir dink en redeneer te gebruik en inligting vir leer te verkry, verwerk en gebruik.
Dit is duidelik wanneer die leerder:
5.1 taal gebruik om te dink en te redeneer:
5.1.1 identifiseer oorsaak en gevolg in mondelinge en geskrewe tekste en verduidelik die verband daartussen;
5.1.3 onderskei tussen die voor- en nadele van iets en verduidelik dit;
5.3 inligting verwerk:

5.3.5 organiseer inligting in ‘n tydlyn;

5.3.6 evalueer en maak gevolgtrekkings en verduidelik redes daarvoor.

5.4 taal gebruik om skeppend te dink:

5.4.2 voorspel wat in ‘n denkbeeldige situasie sou kon gebeur.

LU 6

TAALSTRUKTUUR EN -GEBRUIK

Die leerder ken en is in staat om die klanke, woordeskat en grammatika van die taal te gebruik om tekste te skep en te interpreteer.

Dit is duidelik wanneer die leerder:

6.1 met woorde werk:

6.1.1 skep eie persoonlike spellys;

6.1.2 toon kennis van die kompleksiteit van alfabetiese volgorde waar die orde volgens die eerste letter gegee word;

6.1.3 spel dikwels gebruikte woorde korrek en herken uitsonderings in spelpatrone;

6.1.5 gebruik hoofletters korrek;

6.1.8 ontwikkel woordeskat deur woordvorming, deur woordfamilies en woorde uit dieselfde veld te herken en deur betekenis uit die konteks af te lei;

6.1.10 gebruik samestellings om woordeskat uit te brei;

6.1.12 gebruik alledaagse afkortings en akronieme;

6.2 met sinne werk:

6.2.4 gebruik voegwoorde en betreklike voornaamwoorde doeltreffend om sinne te verbind;

6.2.5 gebruik die korrekte woordorde en verstaan hoe woordorde betekenis kan beïnvloed;

6.2.6 gebruik en wissel tydsvorme doeltreffend en gepas;

6.2.8 verstaan en gebruik die ontkennende vorm gepas;

6.2.9 gebruik en wissel die direkte en indirekte rede doeltreffend, met korrekte punktuasie, voornaamwoorde en bywoorde;

6.2.10 gebruik hoofletters en punktuasie korrek: punt, komma, vraagteken, uitroepteken, dubbelpunt, afkappingsteken, aanhalingstekens;

6.2.13 verstaan die funksie en gebruik van alledaagse adjektiewe: intensiewe vorme;

6.4 bewustheid en gebruik van styl ontwikkel:

6.4.3 gebruik duidelike en samehangende sinne sonder te veel woorde en met die korrekte grammatikale struktuur;

6.4.4 gebruik taal met die gepaste formaliteitsgraad (register) in minder bekende situasies en toon bewustheid van teikengroep;

6.6 metataal gebruik:

6.6.1 gebruik die woordeskat wat nodig is om oor die taal te praat (akronieme, direkte en indirekte rede).

### 1.3.7 Memorandum

Aktiwiteit 1

(a) (i) Tania weet nie wat om te doen nie.

(ii) Helen het nie gister haar tuiswerk gedoen nie.

(iii) Neville sal nie die hele boek lees nie.

(b) (i) Het jy nog nooit so iets gesien nie?

(ii) Ek het niemand sien hardloop nie.

(iii) Ons hoor niks (nie).

Aktiwiteit 2

(i) Juffrou sê vir ons dat ons baie slim is.

of Juffrou sê vir ons ons is baie slim.

(ii) Ouma het vir my gevra of ek asseblief vir haar sal water bring / water sal bring.

(iii) Die skoolhoof sê (dat) hy dink (dat) dit gaan reën.

Aktiwiteit 3

